97

# PSALM 97

Juig, aar - de, voor die Heer,

juig om - dat Hy re - geer,

van don - ker - te om - ge - we,

waar wol - ke om Hom swe - we.

1 1b 2 3 4 5

X Lied :

1(b)

97

Sy troon het Hy op trou

en vol - gens reg ge - bou.

'n Vuur trek voor Hom uit

wat dié ver - teer en stuit

wat hul op - stan - dig hou.

1 1b 2 3 4 5

X Lied :

2.

Die *aarde staan ver*lig
voor *God se aange*sig.
Hy *laat sy weerlig* bewe,
dit *laat die donker* lewe.
Die *berge smelt soos* was,
al *staan hul ook hoe* vas.
Wat *kan sy* lig ver*duur,*
*die gloed van* God se vuur,
dit *wat ver*teer tot as?

3.
En *alle volke* sien
- ook *dié wat beelde* dien -
Sy *magtige verskyning.*
Die *hemel bring die* tyding.
Hy *wat regverdig* is,
sy *regspraak is beslis.*
Die *valse* gode *buig,*
*hul dienaars* moet getuig:
"Ons *het ons* sleg vergis."

4.

Maar Sion daarteenoor,
dié het van U gehoor,
van U, die God verhewe,
die enigste wat lewe.
U wat as God gebied,
laat aan ons reg geskied.
U, God, U heers, oral,
oor ons, oor die heelal,
oor elke landgebied.

5.

Uit *liefde vir die* Heer,
haat *dit wat Hom ont*eer.
Haat *alles dan wat* sleg is
en *streef dit na wat* reg is.
Hy *red dié wat Hom* dien,
sy *lig laat hulle* sien.
Dié *wat sy* Naam be*ly,*
*wees in die* Here bly -
Hy *wat ons* lof verdien.